SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 14 OKTOBER 2001

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika hier, met die weeklikse nuusbulletin.

Die bulletin is ook op die webblad van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde.

STIL SLEUTEL

Die SARL kondig met leedwese die afsterwe aan van Eric Keeton, ZS2OK, aan longontsteking in die ouderdom van 87 jaar in Plumstead.

Aan sy familie en vriende ons innige meegevoel.

POUSE.

Hier volg die hooftrekke van vandag se nuus:

WRC-2003 DOMINEER BESPREKING BY IARU RAADSVERGADERING

2002 WêRELDAMATEURRADIODAG SAL OP TEGNOLOGIE FOKUS

ITU TELEKOM AFRIKA 2001

ANTENNAS EN DIE WET

KLUBNUUS

VOORTPLANTINGSVERSLAG

U luister na ZS6SRL, die nuus volg in besonderhede.

WRC-2003 DOMINEER BESPREKING BY IARU RAADSVERGADERING

Die Administratiewe Raad van die IARU het op 6 8 Oktober in Guatemala byeen gekom volgende op die 14-de algemene vergadering van die IARU Streek 2. Die hoofbesigheid was die voortsetting van voorbereidings vir WRC 2003 wat verskeie belangrike items vir amateurradio op sy agenda het.

Die IARU Administratiewe Raad het die status van die IARU voorbereidings vir WRC 2003 in oënskou geneem wat die volgende onderwerpe insluit: harmonisering van amateur- en uitsaaitoekennings naby 7 MHz, toereikendheid van HF-uitsaaitoekennings laer as 10 MHz, moontlike verandering van Artikel S25 van die Internasionale Radioregulasies, veranderings aan die terme en definisies in Artikel S1 as gevolg van wysigings in Artikel S25, hersiening van bepalings betreffende die samestelling van amateurroepseine in Artikel S19, addisionele toekennings vir Klein Leosatelliete, studie van 'n moontlike toekenning aan die aard-eksplorasiesatellietdiens vir sintetiese gleufradars naby 435 MHz en die moontlike identifikasie van globaalgeharmoniseerde frekwensiebande vir gebruik deur agentskappe en organisasies wat bedrywig is met openbare beveiliging (soos polisie) en rampverligting.

Met erkenning dat Morsekode steeds 'n effektiewe kommunikasiemodus is wat deur baie duisende radioamateurs gebruik word, en dat die status van Morse as 'n kwalifiserende kriterium vir 'n HF-amateurlisensie nie meer relevant tot die gesonde voortbestaan van amateurradio is nie, het die Raad as volg besluit: ? Ledeverenigings word aangemoedig om, as 'n tussentydse maatreël, magtiging te soek vir Morsekode toetsspoede nie hoër as 5 wpm nie en;

? Deur enige vorige betrokke besluite opsy te skuif, is IARU beleid om die afskaffing van die ITU vereiste van 'n Morsekodetoets vir 'n amateurlisensie vir bedryf laer as 30 MHz te ondersteun.

2002 WêRELDAMATEURRADIODAG SAL OP TEGNOLOGIE FOKUS

Die tema vir wêreldamateurradiodag op 18 April 2002 sal wees: "Amateurradio: Voortgesette Innovasie in Kommunikasietegnologie". Klubs en indiwiduele radioamateurs word aangemoedig om hul denkvermoëns in te span en en met innoverende voorstelle vorendag te kom oor hoe die dag gevier kan word en hoe nuwe belangstelling geskep kan word op die waarde wat radioamateurs aan tegnologieontwikkeling toevoeg. Stuur u idees aan armi@intekom.co.za of faks dit na 012 991 5651.

ITU TELEKOM AFRIKA 2001

Hierdie is 'n herinnering dat vrywilligers benodig word om te help met die bemanning van die amateurradiostalletjie by die ITU Telekom Afrika 2001 wat van 12  16 November by die Gallagher Estate in Midrand plaasvind. Indien u wil help, stuur asseblief jou kontakbesonderhede aan: iaru@intekom.co.za voor volgende naweek.

Om 'n kykie te verkry oor hoe die stalletjie sal lyk, besoek die IARU-webwerf by www.iaru-r1.org.

ANTENNAS EN DIE WET

Onthou die lesing oor Antennas en die Wet wat deur Tim Ellam, VE6SH, een van die IARU-deskundiges, op Woensdag 14 November om 18:30 vir 19:00 by die NARS aangebied sal word.

Om reëlimgs vlot te laat verloop, bespreek jou sitplek nou deur e-pos te stuur aan: armi@intekom.co.za of per faks aan: 012 991- 5651. Dit sal die organiseerders help met die reëlings en bediening van ligte verversings. Hierdie SARL-gebeurtenis word gratis aangebied.

CQ HOU KOERS

Onthou CQ Hou Koers van die Voortrekkers vind eerskomende Saterdag 20 Oktober plaas. Daar is nog heelwat wees kommandos wat na hulp soek by radioamateurs. In die Pretoria omgewing is daar twee groepe, een by die Voortrekkermonument en die ander in Silverton onder leiding van Eddie Ras, ZR6RAS.

Die program sowel as die nodige logstate is beskikbaar op die Voortrekkers se webwerf by www.voortrekkers.org.za.

Onthou om te registreer by die koordineerder by die Voortrekkermonument tussen 09:00 en 10:00 op die inroepfrekwensies. Vir nadere inligting oor spesiale roepseine kontak Louis Kruger by telefoon 012 345 3275, selfoon 082 336 2597 of Gustav Snyman by telefoon 012 807 1847 of selfoon 083 254 1150.

JOTA

Alles behoort nou in gereedheid te wees vir deelname aan die 44- ste JOTA, en nou ook JOTI, wat oor 48 strek vanaf Saterdag 20 Oktober om 00:00 tot Sondag 21 Oktober om 24:00. Meer besonderhede aangaande "Jamboree on the Air" is beskikbaar by www.scout.org/jota en oor "Jamboree on the Internet" by www.joti.org/en.

Geniet die naweek se verrigtinge!

BANDBEPLANNINGSVERGADERING AFDELING 6

Die volgende vergadering van die bandbeplanningskomitee vir afdeling 6 sal op 20 Oktober om 09:00 by die NARS gehou word.

Maak seker jou klub word verteenwoordig by die vergadering veral as die club n herhaler, digitale herhaler, pakket of bakenlisensie het en/of enige beplanning vir so iets in gedagte het.

OKTOBER RAE

'n Totaal van 138 kandidate het vir die komende RAE op 25 Oktober geregistreer. Die eksamen sal by 16 eksamensentrums regoor die land afgeneem word.

Eksamennommers van kandidate is Vrydag aan elke kandidaat gepos. 'n Lys van eksamennommers is ook op die SARL webwerf by www.sarl.org.za beskikbaar.

Saam met die eksamennommer is ook 'n lisensieaansoekvorm. Hierdie vorm moet volledig voltooi word en tydens die eksamen aan die toesighouer oorhandig word. Kandidate wat versuim om hierdie vorm volledig te voltooi sal nie 'n eksamenuitslag of roepsein ontvang nie. Toesighouers word vriendelik versoek om toe te sien dan die lisensieaansoekvorms volledig ingevul is.

MINI-INDABA

Klubs word daaraan herinner om datums wat hulle sal pas vir die hou van 'n mini-indaba spoedig aan Hans Potgieter, ZS6ALJ per faks of e-pos te stuur.

HULP MET RADIO ZS GEVRA

Die redakteur van Radio ZS het hulp nodig met die produksie van die SARL se lyfblad.

Die eerste behoefte is aan 'n sirkulasiebestuurder. Van hierdie vrywilliger sal verwag word om die eksemplare by die drukker af te haal, te sorg dat daar adres-etikette gedruk word, die etikette te laat kontroleer, die koeverte te laat vul en die gevulde koeverte te laat pos.

Die SARL het reeds stelsels en vrywilligers om al hierdie take te verrig; wat benodig word is 'n persoon wat die take kan koördineer en kan toesig hou hieroor.

Die tweede behoefte is aan 'n advertensiebestuurder. Van hierdie persoon of persone sal verwag word om advertensies te werf vir plasing in Radio ZS. Advertensies is uiters belangrik om die koste van Radio ZS onder beheer te hou en is ook 'n bron van inligting aan lesers.

Indien u dalk hiermee kan help, kom asseblief in aanraking met Fritz Sutherland by (012) 997 1114 of 083 304 0028, of stuur 'n e posboodskap aan zs6asf@icon.co.za. Al hierdie nommers en die e- posadres verskyn ook op bls 1 van Radio ZS.

KLUBNUUS

NUWE KOMITEE VIR MAGALIES RADIOAMATEURKLUB.

MRAK se algemene jaarvergadering is op 22 September by die klubhuis in Waverley Pretoria gehou. By hierdie vergadering is vier komiteelede vir die komende jaar verkies. Die bedoeling was dat verdere lede, soos benodig, deur die komitee gekoöpteer sal word.

Die verkose lede is: Fritz Sutherland, ZS6ASF, Voorsitter; Johan Lehmann, ZR6ANF, Ondervoorsitter en voorsitter van die Tegniese Komitee; Herman Ebersohn; ZR6FUN, Sekretaris; Jannie de Beer, ZR6PHD, Tesourier. Die volgende lede is daarna gekoöpteer: Pieter Scholtz, ZS6LC, as Redakteur vir Teenspanning; Tia Seymore, ZS6TA, as komiteelid vir Sosiale Sake Adanus Seymore,ZR6SDS, as bykomende komiteelid. Al sewe hierdie persone was ook lede van die vorige komitee daar is geen nuwe lede nie.

Die komitee bedank die uittredende lede vir hulle diens aan MRAK deur die afgelope jaar.

WESRAND RADIOAMATEURKLUB KATTEBAKVERKOPING

Die Wesrand Radioamateurklub hou 'n kattebakverkoping op Saterdag 27 Oktober 2001 by die klubhuis in Krotonlaan, Welteveredenpark. Neem kennis die hekke open om 12:00 sodat diegene wat Saterdagoggende werk ook die verkoping kan bywoon. Dit geld ook vir verkopers. Vir meer inligting skakel Bill van Zyl by 011 726- 6807.

RUSTENBURG AMATEURRADIOKLUB AJV

Die Rustenburg Amateurradioklub hou hul AJV op 27 Oktober te Protea Park Laerskool om 15:00.

Na afloop van die vergadering sal soos altyd lekker gekuier word. Die wat belangstel om dit by te woon word versoek om asseblief te bespreek aangesien die klub die eetgoed voorsien en moet weet hoeveel mense om voor reg te maak. Hulle vra egter weer dat hulle dames asseblief 'n slaai sal saambring.

Bring ook u eie RF saam.

Om u plek te bespreek, kontak asseblief Ok Hans, ZS6ALJ, by 082 441 9117 of vir Ok Erik, ZS6AWS, by 082 899 9671.

CENTURION AMATEURRADIOKLUB VLOOIMARK

Centurion Amateurradioklub bied op 1 Desember vanaf 09:00 'n vlooimark aan by hul klubhuis op die hoek van Duncan- en Prospectstrate.

Eetgoed, koeldrank ens sal beskikbaar wees.

Almal is baie welkom.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

Ean Retief, ZS1PR, rapporteer as volg:

Die afgelope week was toestande besonder goed.

Vrydag was daar 'n mate van geomagnetiese aktiwiteit as gevolg van 'n groot sonfakkel en uitwerping van materiaal uit die son se korona. Die toestande het egter redelik gou na normaal herstel.

Die vooruitsig vir die komende week is ook baie goed. Dit word verwag dat die sonvloed wat reeds weer begin styg het, sal aanhou styg en die 200-kerf by die middel van die week behoort te bereik.

Die styging behoort voort te duur en dit word gehoop dat die sonvloed 'n waarde van 250 of selfs effens meer oor volgende naweek sal bereik.

Dit word ook verwag dat die aarde se magneetveld redelik stil sal wees.

Die kombinasie van hoër sonvloed en 'n stillerige magneetveld beloof goeie HF-toestande vir die komende week.

Daar is natuurlik altyd die moontlikheid van groot sonfakkels as die sonvloed so styg, maar dit word gehoop dat die effekte van so 'n sonfakkel nie te lank sal duur nie.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnuus@mweb.co.za te stuur met 'n afskrif aan gth@freemail.absa.co.za. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels en stuur dit vroeg in die week.

Kom neem ook deel aan die volgende aktiwiteite: Die President se Net, Sondae om 12:00 op 7082 kHz; Amateur Radio Mirror International op Sondae om 10:00 op 3750 en 21560 kHz, wat Maandae om 20:00 op 3215 kHz herhaal word.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur George ZS6NE en gelees deur vanuit .

U het geluister na ZS6SRL.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal. /ex